MUNISIPALE TAXISTAANPLEK VERORDENING, 2012
**Verordening No.13, 2012**

# VERORDENING

**Om voorsiening te maak vir die instelling, instandhouding en bestuur van munisipale taxistaanplekke in die //Khara Hais munisipaliteit; en vir aangeleenthede wat daarmee in verband staan.**

---

**DAAR WORD BEPAAL** deur die //Khara Hais munisipaliteit, soos volg:-

**Woordomskrywing**

1. In hierdie Verordening, tensy uit die samehang anders blyk, beteken –

"**boekjaar**" 'n jaar wat op die eerste dag van Julie van enige jaar begin en op die laaste dag van Junie van die volgende jaar eindig;

"**bus**" 'n bus soos omskryf in artikel 1 van die Nasionale Padverkeerswet, 1996 (Wet No. 93 van 1996);

"**hierdie Verordening**" ook die reëls beoog in artikel 2, wat nagekom moet word by munisipale taxistaanplekke;

"**Bestuurder: Verkeersdienste**" die munisipale verkeersbeampte aangestel deur die Munisipaliteit as hoof van die komponent van die Munisipaliteit wat vir die administrasie van padverkeersaangeleenthede verantwoordelik is;

"**motorvoertuig**" 'n motorvoertuig soos omskryf in artikel 1 van die Nasionale Padverkeerswet, 1996 (Wet No. 93 van 1996);

"**Munisipale Bestuurder**" die persoon deur die Munisipaliteit aangestel ingevolge artikel 82 van die Wet op Plaaslike Regering: Munisipale Strukture, 1998 (Wet No. 117 van 1998);

"**munisipale taxistaanplek**" 'n gebied afgebaken ingevolge artikel 2(2) vir die gebruik van taxis wat geldige parkeerpermitskyfies vertoon om te parkeer en passasiers op- en af te laai en ook die wagarea van so 'n taxistaanplek;

"**munisipale verkeersbeampte**" 'n verkeersbeampte deur die Munisipaliteit ingevolge die bepalings van die Nasionale Padverkeerswet, 1996 (Wet No. 93 van 1996), of, na gelang van die geval, 'n Wet deur daardie Wet herroep, aangestel;

"**Munisipaliteit**" die //Khara Hais munisipaliteit;

"**parkeerpermitskyfie**" 'n skyfie uitgereik ingevolge artikel 4 wat deur 'n taxi wat gebruik maak van 'n munisipale taxistaanplek vertoon moet word; en

"**taxi**" 'n motorvoertuig, maar nie 'n bus nie, wat teen loon of vergoeding gebruik word vir die vervoer van passasiers of bagasie.

**Munisipaliteit kan munisipale taxistaanplekke instel, in stand hou en bestuur**

2. (1) Die Munisipaliteit kan, binne sy regsgebied, munisipale taxistaanplekke instel, in stand hou en bestuur.

(2) 'n Munisipale taxistaanplek word by kennisgewing in die *Provinsiale Koerant* afgebaken.

(3) By die ingang van elke munisipale taxistaanplek en ook by die ingang van die wagarea daarvan, word 'n kennisgewingbord vertoon waarop die reëls wat by daardie staanplek of area deur, onderskeidelik –

(a) bestuurders van taxis;

(b) eienaars van taxis; of

(c) lede van die publiek,

wat ingaan by, parkeer op of van taxidienste by daardie staanplek of area gebruik maak, nagekom moet word.

(4) Reëls in subartikel (3) beoog, word deur die Munisipaliteit aangeneem en in die *Provinsiale Koerant* afgekondig.

**Taxis moet parkeerpermitskywe vertoon wanneer hulle by munisipale taxistaanplekke inbestuur of parkeer word**

3. (1) Geen taxi word by 'n munisipale taxistaanplek inbestuur of parkeer nie, sonder dat dit 'n parkeerpermitskyf, aangebring ooreenkomstig die voorskrifte van subartikel (2), vertoon nie.

(2) Die parkeerpermitskyf in subartikel (1) genoem, word op sò 'n manier op die linkerkant van die voorruit van die taxi aangebring dat die gesig daarvan duidelik sigbaar en die inskrywings daarop maklik leesbaar is deur iemand wat voor- of links voor die taxi staan.

(3) 'n Parkeerpermitskyf –

(a) is van die ontwerp en bevat die besonderhede in die Bylae vervat; en

(b) is van die kleur of word saamgestel uit 'n kleurkombinasie deur die Munisipaliteit vir die betrokke boekjaar bepaal.

**Aansoek om, uitreiking en duur van parkeerpermitskyf**

4. (1) Die eienaar van 'n taxi wat begerig is om van die munisipale taxistaanplekke gebruik te maak moet skriftelik vir elke taxi wat van sodanige taxistaanplekke gebruik gaan maak, by die Munisipaliteit vir die uitreiking van 'n parkeerpermitskyf aansoek doen.

(2) 'n Aansoek vir die uitreiking van 'n parkeerpermitskyf –

(a) moet in die vorm deur die Munisipaliteit bepaal wees;

(b) word aan die Munisipale Bestuurder gerig;

(c) gaan vergesel van die gelde deur die Munisipaliteit bepaal;

(d) word, ten opsigte van die daaropvolgende boekjaar, nie later as die laaste dag van November van elke jaar gedoen nie.

(3) By ontvangs van die aansoek oorweeg die Munisipale Bestuurder die aansoek en, nie later as die laaste dag van Februarie van die betrokke jaar nie –

(a) reik hy of sy die parkeerpermitskyf aan die aansoeker uit; of

(b) verwittig hy of sy die aansoeker skriftelik, met opgaaf van redes, dat die aansoek onsuksesvol was.

(4) Indien die Munisipale Bestuurder die aansoek afgekeur het –

(a) as gevolg van 'n tekortkoming in die aansoek wat deur die aansoeker reggestel kan word, kan die aansoeker die tekortkoming regstel en, sonder om enige verdere gelde te betaal, die aansoek weer indien;

(b) vir enige ander rede, kan 'n nuwe aansoek vir dieselfde tydperk ten opsigte van dieselfde taxi nie weer gebring word nie, maar die aansoeker kan teen die besluit van die Munisipale Bestuurder appelleer, in welke geval die bepalings van artikel 62 van die Wet op Plaaslike Regering: Munisipale Stelsels, 2000 (Wet No. 32 van 2000), *mutatis mutandis* geld.

(5) Waar 'n aansoek vir die uitreiking van 'n parkeerpermitskyf gedurende 'n boekjaar vir die restant van daardie boekjaar gedoen word, word die aansoek binne 'n redelike tyd deur die Munisipale Bestuurder verwerk en afgehandel.

(6) Die eienaar van 'n taxi wat van 'n munisipale taxistaanplek gebruik maak –

(a) hou deurentyd geskrewe rekord van die identiteit van die bestuurder van sodanige taxi op enige gegewe tyd, indien hy of sy nie self die betrokke taxi bestuur nie;

(b) hou sodanige rekord ten minste vir 'n jaar na die einde van die boekjaar waarin dit gemaak is; en

(c) maak, op versoek van 'n munisipale verkeersbeampte, die rekords vir insae aan die Munisipaliteit beskikbaar.

(7) 'n Parkeerpermitskyf verval aan die einde van elke boekjaar.

**Vermoede dat eienaar taxi bestuur of parkeer het**

5. Ondanks die bepalings van artikel 4(6), geld die bepalings van artikel 73 van die Nasionale Padverkeerswet, 1996 (Wet No. 93 van 1996), *mutatis mutandis* ten opsigte van 'n taxi wat van 'n munisipale taxistaanplek gebruik maak.

**Beslaglegging en skut van taxis by munisipale taxistaanplekke**

6. (1) 'n Munisipale verkeersbeampte kan, ongeag enige vervolging ingevolge hierdie Verordening, op 'n taxi by 'n munisipale taxistaanplek beslag lê en dit vir 'n tydperk van 7 dae skut, indien –

(a) die taxi by 'n munisipale taxistaanplek inbestuur of parkeer word sonder dat dit 'n geldige parkeerpermitskyf ooreenkomstig die voorskrifte van artikel 3(2) vertoon;

(b) die taxi, strydig met 'n reël wat by daardie taxistaanplek deur die eienaar of bestuurder van 'n taxi wat van die taxistaanplek gebruik maak, geparkeer en sonder toesig gelaat word; of

(c) die eienaar of bestuurder van 'n taxi 'n reël wat by daardie taxistaanplek nagekom moet word oortree en na 'n teregwysing deur 'n munisipale verkeersbeampte om die oortreding te staak, daarmee volhou.

(2) 'n Taxi wat ingevolge subartikel (1) geskut is, word aan die eienaar daarvan terugbesorg by betaling van die skutgelde deur die Munisipaliteit ten opsigte van munisipale taxistaanplekke bepaal, indien dit verlang word dat die taxi voor verstryking van die 7-dae tydperk vrygestel moet word.

(3) Niemand mag 'n munisipale verkeersbeampte by die uitvoering van sy of haar pligte ingevolge subartikel (1) hinder, pla of dwarsboom nie.

**Delegasie**

7. Die Munisipale Bestuurder kan skriftelik die bevoegdhede en werksaamhede by artikel 4 aan hom of haar verleen, aan die Bestuurder: Verkeersdienste delegeer.

**Strafbepaling**

8. (1) Iemand wat –

(a) 'n regmatige bevel van 'n munisipale verkeersbeampte by 'n munisipale taxistaanplek oortree of versuim om daaraan te voldoen; of

(b) 'n bepaling van hierdie Verordening oortree of versuim om daaraan te voldoen, is aan 'n misdryf skuldig.

(2) Iemand wat skuldig bevind word aan 'n misdryf ingevolge subartikel (1), is strafbaar met 'n boete of met gevangenisstraf van hoogstens een jaar, of met beide 'n boete en met daardie gevangenisstraf.

**Kort titel**

9. Hierdie Verordening heet die Munisipale Taxistaanplekverordening, 2012.

**BYLAE**

(Artikel 3(3)(a))

1. 'n Parkeerpermitskyf is sirkelvormig, met 'n deursneë van 75 millimeter.

2. Die woorde "PARKING PERMIT • ............... MUNICIPALITY/PARKEERPERMIT • ............... MUNISIPALITEIT" word op die skyf gedruk en voorsiening word op die skyf gemaak vir inskrywings wat –

   (a) die naam van die eienaar van die taxi;

   (b) die registrasienommer van die taxi;

   (c) die boekjaar ten opsigte waarvan die permit uigereik is; en

   (d) die nommer van die permit, aantoon.